WIKIPEDIA

# Wepsies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Wepsies** (*vepsän kel'*) is 'n taal in Noordwes-Rusland met minder as 10 000 sprekers. Die taal behoort tot die Oosseefinse tale en is daarmee nou verwant aan Fins en Estnies en ook aan Karelies: met die Kareliërs het die Wepse ook nou kulturele bande. Die Oosseefinse tale maak deel uit van die Fin-Oegriese taalfamilie.

Die Wepse woon binne die Russiese Federasie versprei oor die Republiek van Karelië en die oblaste Leningrad en Vologda. In Karelië het die taal amptelike status, hoewel juis daar het baie Wepse reeds Verrussies.

Drie Wepsiese dialekte kan onderskei word. Die groepe het onderling weinig kontak en word geskei deur 'n Russiesstalige gebied. Die noordelikste groep woon aan die suidwesoewer van die Onegameer, die middelste oos van die Ladogameer aan die bolope van die riviere Ojat en Kapsji, en die suidelikste, oos van Sint Petersburg in die distrik Boksitogorsk.

Aan die begin van die twintigste eeu is Wepsies en Karelies as 'n skryftale ontwikkel, volgens die Finse voorbeeld gegrond op die Latynse alfabet met fonetiese aanpassings om voorsiening te maak vir die unieke eienskappe van die tale. Die middelste Wepsiese dialek is vir die skryftaal gebruik.[2] In 1937 het Stalin 'n einde aan die emansipasie van die taal gemaak en het 'n halwe eeu van verdrukking begin.[3] Meeste tekste wat in Wespies gepubliseer is, is transkripsies van alledaagse spraak wat deur vakkundiges vir navorsings doeleindes vasgevang is.[2] Tans bestaan daar in Sint-Petersburg en in die Kareliese hoofstad Petrozavodsk organisasies van Wepse, wat onder meer die tydskrif *Kodima* uitgee.

| **Wepsies**<br>**vepsän kel'** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Rusland |
| Gebied: | Weps Outonome landelike distrik<br>Karelië<br>Ingermanland<br>Wologda-oblast |
| Totale sprekers: | 6 360 (1989 census[1]) |
| Taalfamilie: | Oeraals<br>Fins-Oegries<br>Fins-Permies<br>Fins-Wolgaïes<br>Fins-Samies<br>Oosseefins<br>**Wepsies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet (Finse variant) |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | `fiu` |
| ISO 639-3: | `vep (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=vep)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Verwysings


1. [1] (http://www.helsinki.fi/~tasalmin/europe_report.html#Vepsian)
2. Denis Sinor, The Uralic languages description, history and foreign influences, Handbuch der Orientalistik. 8 , Handbook of Uralic studies, uitgegee deur BRILL, 1988, ISBN 9004077413, ISBN 9789004077416, Geraadpleeg op Google Books, 4 Januarie 2008
3. THE VEPS (http://www.eki.ee/books/redbook/veps.shtml), besoek op 4 Januarie 2008


*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Wepsies&action=edit).*

**Amptelike tale van Rusland**

| | |
|---|---|
| **Federale taal** | Russies |
| **Amptelike tale van deelgebiede** | Abazyns · Adigies · Agoelies · Altaïes · Awaars · Azerbeidjans · Basjkiers · Boerjaties · Chakasies · Darginies · Erzja · Ingoesjeties · Jakoeties · Kabardies · Kalmikies · Karatsjai-Balkaries · Komi · Krim-Tataars · Koemikies · Lakies · Lesgies · Mari · Moksja · Nogai · Oedmoerts · Oekraïens · Osseties · Roetoelies · Tabasaraans · Taties · Tartaars · Tiwaans · Tsachoeries · Tsjetsjnies · Tsjoewasjies |
| **Tale met amptelike status** | Chanti · Dolganies · Eweens · Ewenkies · Fins · Joekagiers · Karelies · Kasaks · Komi-Permjaaks · Mansi · Nenets · Selkoeps · Tsjoektsjies · Wepsies |
| **Alfabette** | Cyrilliese alfabet · Russiese braille |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4189630-0 (https://d-nb.info/gnd/4189630-0) |